SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 28 APRIL 2002

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid- Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

TYDELIKE AMATEURLISENSIE AAN MARK SHUTTLEWORTH TOEGESTAAN

PRESIDENT SE VERSLAG BY DIE SARL SE AJV OP 20 APRIL 2002

SARL LEDEGELDE VIR 2002 2003

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradioaangeleenthede.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnews@hotmail.com te stuur voor 18:00 op Donderdae. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

OKOSA STAAN 'N TYDELIKE AMATEURLISENSIE AAN MARK SHUTTLEWORTH TOE.

In 'n laaste oomblik poging om vir Mark Shuttleworth 'n amateurlisensie vir gebruik in die ruimte te bekom, het die Oakdale Amateurradioklub 'n dringende aansoek namens Mark aan OKOSA voorgelê.

Die rede waarom dit deur Oakdale ARK gedoen is, is dat Mark se oorspronlike tuiste in Durbanville was, wat binne die voergebied van Oakdale ARK val. Die klublede het dus 'n verpligting gevoel om Mark by amateurradio betrokke te kry. Die mening is ook gedurende 'n klubvergadering gelug dat, in teenstelling met wat ander instansies beplan, Mark waarskynlik nie tyd sal kry om die RAE af te lê nie.

OKOSA was entoesiasties oor die gedagte en het vinnig 'n tydelike lisensie met die roepsein ZS-RSA uitgereik slegs vir gebruik aan boord die Internasionale Ruimtestasie.

Die lisensie is sowat tien dae voor lansering deur Mark se ouers na Rusland geneem.

Reëlings is met verskillende skole in die land getref sodat leerders met Mark sal kan praat en vrae aan hom vra. Die volgende dae en tye is geskeduleer met 'n venster van slegs ongeveer 2 min elk: 29 April om 19:42 SAT; 30 April om 18:21; 2 Mei om 18:29; 3 Mei om 19:50.

Hierdie uitsendings sal op verskeie 2 m herhalers in die land herlei word. Geen inroepe sal geneem word nie.

AMSAT NA is besig om tye vir ander QSO s met Mark te reël na afloop van die skoolkontakte.

PRESIDENT SE VERSLAG BY DIE SARL SE AJV OP 20 APRIL 2002 In sy verslag aan die AJV, het die uittredende president van die SARL die amateurkode aangehaal en die gedrag van baie amateurs op die lug betreur. Hy het ook aangehaal uit 'n brief wat van OKOSA ontvang is, waarin ons herinner is dat amateurradio selfregulerend is en dat ons almal verantwoordelik is vir die handhawing van standaarde. Hy het klubs gevra om die nodige aksie te neem waar die regulasies oortree word en gewaarsku dat lisensiehouers, klubs ingesluit, verantwoordelik gehou sal word vir wat op hulle fasiliteite gebeur, hetsy herhalers of BBS e. Hy het ook genoem dat BBS e op pakket gelisensieer moet wees vir onbemande werking. Hans het ander aspekte gemeld, soos kommunikasie tussen die SARL- raad, die kantoor en lede. Hy het uitgewys dat kommunikasie 'n tweerigtingproses is en dat lede en klubs ook 'n rol te speel het. Nadat hy inligiting oor die status van regulatoriese veranderinge, die ITU arikels S1, S19 en S25 by die WRC 2003 en die gevolglike veranderinge in die CEPT ooreenkoms gegee het, het hy aangekondig dat hy as president uittree en het hy die lede van die uitvoerende komitee en die raadslede bedank vir hulle steun. Die volle toespraak sal in Radio ZS weergegee word.

SARL LEDEGELDE VIR 2002 2003

The ledegelde waarop die AJV verlede week besluit het, is soos volg: R220 vir gewone lede; R180 vir pensioenarisse; R55 vir gades; R500 vir buitelandse lede.

Die nuwe geldestruktuur is onmiddelik van krag en persone wat nou aansluit kry teen die nuwe tarief lidmaatskap tot die einde van Junie 2003. Die Mei / Junie 2002 uitgawe van Radio ZS is egter nie by hierdie aanbod ingesluit nie, maar kan wel verkry word vir 'n bykomende R15.

RADIO ZS

Die redakteur van Radio ZS wil graag alle bydraers, rubriekskrywers ingesluit, daaraan herinner dat die sperdatum vir bydraes vir die Mei / Junie uitgawe vinnig naderkom. Bydraes moet die redakteur bereik voor of op Dinsdag die 30ste April.
Die teikendatum vir publikasie van die Mei / Junie uitgawe is die 31ste Mei.

MEI 2002 RAE Die eksamennommers en eksamensentrums van die RAE kandidate is reeds op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za beskikbaar. Amptelike kennisgewings met bogenoemde inligting word Maandag aan al die kandidate gepos. Kandidate kan gerus die webwerf gebruik om hulle van hul eksamennommer te vergewis.

2002 ARRL HANDBOEKE NOU BESKIKBAAR

’n Besending van die 2002 uitgawe van die ARRL se publikasie “The ARRL Handbook for Radio Amateurs” is by die SARL se boekwinkel ontvang. Omdat daar in die wagtydperk heelwat van hierdie boeke bestel is, is slegs vyf eksemplare van die huidige besending nog nie verkoop nie. Belangstellendes kan Marlette by die NARS bel, faks of e- pos om hierdie gesogte boek te bekom. Bestellings ontvang nadat die laaste boek verkoop is, sal oorgehou word vir die volgende besending. Dit duur sowat twee maande na bestelling voor die boeke hier aankom. Die prys van die boek is R540-00 waarby nog R50-00 posgeld gevoeg moet word indien die boek nie by die NARS afgehaal word nie.
SARL lede kry 20% afslag op hierdie prys. REKENAARVIRUS

Die BHF-bestuurder John Fielding ZS6JF rapporteer dat sy stelsel deur ’n nuwe rekenaarvirus aangeval is en dat al die inligting op die hardeskyf vernietig is. Werk asseblief u virusbeskerming NOU by. Tussen die inligting wat deur die virus vernietig is, was al die logs van die Maart BHF/UHF kompetisie. John maak verskoning hiervoor en versoek dat almal wat logstate voorgelê het, dit weer voorlê. Hy was van plan om die kompetisie te beoordeel net na die AJV naweek, maar dit sal nou moet wag tot hy die hervoorgelegde logstate almal ontvang het.

SAATI MAANDVERGADERING

SAATI sal hul gereëlde maandelikse vergading op Maandag 29 April by die Lyttelton biblioteek in Cantonmentsweg om 19:30 hou. Die praatjie sal deur Werner Schmidt ZR6SWN gelewer word, en dit sal oor die ‘press & peel’ metode van etsbaanvervaardiging gaan.
Richard ZR6CK sal ook enkele ou skootrekenaars op skou hê.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig.

Hierdie bulletin is saamgestel deur George, ZS6NE, en gelees deur vanuit as ’n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en in die Pretoriagebied op 145,750 MHz te luister. ’n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Die net van die President van die SARL is Sondae om 12:00 op 7082 kHz op die lug.

U het geluister na ZS6SRL, dankie u dat u by ons aangesluit het

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX